100

# PSALM 100

Eerste melodie

Juig al - mal tot Gods lof en eer,

kom dien met blyd - skap God die Heer.

Kom met ge - ju - bel voor Hom saam

en dank en loof Hom, prys sy Naam.

100

# PSALM 100

Tweede melodie












2.

Erken *dié God en* sy *g*esag.

Hy *hou oor* ons, sy *kudde*, wag.

Laat ons as *volk die* Heer aanbid.

Hy't *ons g*emaak as *sy b*esit.

**3.**

**Gaan by *sy tempel* in *en* sing**

**en *bring jul* dank met *jube*ling.**

**Sy goedheid, *liefd*e en sy trou**

**sal *Hy vir* altyd *onder*hou.**

1

Juig, al wat leef, juig voor die Heer!

Dien God met blydskap, gee Hom eer;

kom nader voor sy aangesig,

en prys Hom met 'n lofgedig!

2

Die Heer is God, erken dat Hy

‘n eie volk vir Hom berei,

‘n volk om Hom te dien en vrees

en skape van sy wei te wees.

3

Gaan deur sy poorte in met lof,

met lofsang in sy tempelhof;

kom in sy huis, o bondsvolk, saam;

verhef sy lof en prys sy Naam.

4

Want goedertieren is die Heer;

sy goedheid eindig nimmermeer;

sy trou en waarheid hou hul krag

tot in die laaste nageslag.